SWEMBADVERORDENING, 2012

**Verordening No. 20, 2012**

## VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir die oprigting van munisipale swembaddens in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

**Woordomskrywing**

1. In hierdie Verordening, tensy uit die samehang anders blyk, beteken –

"**munisipale grond**" grond geleë binne die regsgebied van die Munisipaliteit, waarvan die Munisipaliteit die eienaar is of waarvan die beheer, tot die volle uitsluiting van die eienaar, in die Munisipaliteit gevestig is;

"**munisipale swembad**" 'n swembad opgerig of geag opgerig te wees kragtens artikel 2;

"**Munisipaliteit**" die //Khara Hais munisipaliteit;

"**opsigter**" die beampte deur die Munisipaliteit ingevolge artikel 3(1) aangestel; en

"**reëls**" reëls ingevolge artikel 5(1) gemaak.

**Oprigting van munisipale swembaddens**

2. (1) Die Munisipaliteit kan op munisipale grond, munisipale swembaddens oprig, in stand hou en bedryf.

(2) 'n Swembad op munisipale grond geleë, wat reeds deur die Munisipaliteit bedryf word wanneer hierdie Verordening in werking tree, word vir alle doeleindes geag ooreenkomstig subartikel (1) opgerig te wees.

(3) Die Munisipaliteit voorsien kleedkamers, toilette en ander geriewe vir besoekers by 'n munisipale swembad.

**Aanstelling van opsigter**

3. (1) Die Munisipaliteit stel vir elke munisipale swembad 'n opsigter aan.

(2) Die opsigter ingevolge subartikel (1) aangestel, is verantwoordelik –

(a) vir die behoorlike en higiëniese onderhoud van die swembad en sy geriewe;

(b) vir die instel en byhou van voldoende veiligheidsmaatreëls by die swembad;

(c) vir die invordering van gelde wat 'n besoeker aan die swembad moet betaal;

(d) daarvoor om toe te sien dat die reëls nagekom word; en

(e) vir die alledaagse bedryf van die swembad en aangeleenthede wat daarmee in verband staan.

**Gelde**

4. Die Munisipaliteit kan gelde wat deur 'n besoeker aan 'n munisipale swembad betaal moet word, hef.

**Reëls wat deur besoekers aan munisipale swembaddens nagekom moet word**

5. (1) Die Munisipaliteit kan reëls wat deur 'n besoeker aan 'n munisipale swembad nagekom moet word, maak.

(2) Reëls ingevolge subartikel (1) gemaak, kan voorsiening maak vir sake aangaande die veiligheid en algemene gedrag van besoekers aan munisipale swembaddens.

(3) 'n Afskrif van die reëls wat by 'n munisipale swembad geld, word in vetskrif vertoon op 'n kennisgewingbord opgerig by die ingang en aan die binnekant van die munisipale swembad.

(4) 'n Besoeker aan 'n munisipale swembad wat die reëls wat by daardie swembad nagekom moet word, oortree of versuim om daaraan te voldoen –

(a) kan deur die opsigter gelas word om die swembad summier te verlaat;

(b) kan deur die Munisipaliteit vir 'n bepaalde tydperk, of in geval van ernstige of volgehoue oortreding, permanent verbied word om die swembad te besoek.

**Kort titel**

6. Hierdie Verordening heet die Swembadverordening, 2012.